# Here Jesus, ons is saam

Here Jesus, ons is saam
op u roepstem hier vergader;
saam verenig in u Naam
kan ons tot die Vader nader.
Hoor die dank- en smeekgebede,
Heer, van u gemeentelede.

2

Maak ons harte deur u Gees
vir die heil'ge Woord ontvanklik.
Laat ons daagliks onbevrees
op u heil bou, diep afhanklik.
Heer, laat ons geloofsvertroue
eenmaal oorgaan in aanskoue.